WIKIPEDIA

# Sanskrit

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Sanskrit** (Devanagari: संस्कृत, *saṃskṛta*, [ˈsɜ̃skɽtɐ], luister (hulp·inligting); letterlik: "saamgestel, versier, gevorm"[5]), ook **Oud-Indies** genoem, is een van die Indo-Europese tale en behoort tot die Indo-Ariese en Indo-Irannese taalgroep. Dit was die klassieke taal van die Indo-Ariese bevolking van die Indiese subkontinent. Sanskrit is van vóór 1200 v.C. tot vandag gebruik as literêre taal, maar is sedert 500 v.C. nie meer die gesproke taal van die massa nie. Sanskrit is een van die amptelike tale van Indië naas Engels en Hindi en van die Indiese deelstaat Uttarakhand. Weens Sanskrit se godsdienstige belangrikheid vir Asiatiese Suid-Afrikaners verwys die Artikel 5 van die Grondwet van Suid-Afrika ook na Sanskrit.

| **Sanskrit**<br>**संस्कृत, *saṃskṛta*** | |
|---|---|
| Uitspraak: | [ˈsɜ̃skɽtɐ] |
| Gepraat in: | Indië<br>Suid-Afrika[1] |
| Gebied: | Suid-Asië |
| Totale sprekers: | 211 100[2][3] |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Indo-Irannees<br>Indo-Aries<br>**Sanskrit** |
| Skrifstelsel: | Devanagari |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Indië[4]<br>▪ Uttarakhand |
| Gereguleer deur: | *geen* |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | sa |
| ISO 639-2: | san |
| ISO 639-3: | san (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=san) |

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.



Die woord "Sanskrit" (संस्कृत) in die Devanagari-skrif


Devimahatmya in Sanskrit op palmblare, Bihar of Nepal, 11de eeu

Sanskritteks in verskeie skrifstelsels: "Mag Shiva diegene seën wat van die taal van gode hou." (Kālidāsa)

Sanskrit is die liturgiese taal van Brahmanisme, Boeddhisme, Djainisme en Hindoeïsme. Deur die verspreiding van hierdie godsdienste het dit die *lingua franca* van die oudheid en die Middeleeue in Suid-, Suidoos- en dele van Sentraal-Asië geword.

In Sanskrit is die verbale byvoeglike naamwoord *sáṃskṛta-* 'n saamgestelde woord bestaande uit *sam* ("saam, goed, vervolmaak") en *krta-* ("gemaak, gevorm, werk"). Dit dui dus op 'n werk wat "goed

voorbereid, suiwer en volmaak, gepoleer, heilig" is.[6] Die teenoorgestelde van Sanskrit is Prakrit (*Prākṛta*; letterlik: "natuurlik").[7]

Die grammatika van Sanskrit is uitvoerig beskryf deur die grammatikus Panini (hy het omtrent die 7de of die 3de eeu voor Christus geleef), wie se werk uiteindelik 'n sterk "voorskrywende" funksie gekry het, na mate die volkstaal geleidelik van die geleerde Sanskrit wegbeweeg het. Danksy Panini kan ons die taal se verbuiginge, vervoeginge en aksente bestudeer. Sy noukeurige beskrywinge stel Indo-Europeërs in staat om, met die hulp van die Oud-Griekse en Litause verbuigings- en aksentpatrone, 'n noukeuriger indruk te kry van die sintaks en klanke van die Proto-Indo-Europese taal, waarvan wetenskaplikes aanneem dat dit die oorsprong van alle vroeër en huidige Indo-Europese tale was.

Sanskrit is die oudste bekende, en derhalwe belangrikste, Indo-Europese taal. Die oudste vorm van Sanskrit word Vedies genoem, na die Vedas; religieuse tekste. Vir Suid-Asië speel Sanskrit 'n soortgelyke rol as Latyn vir Europa of Hebreeus of Aramees vir die antieke en moderne Jode.

*Sanskrit* is afgelei van die woorddele *sam-* ("saam") en *krtam* (""geskape"); wat inhou dat die taal veronderstel was om volmaakter te wees as Prakrit; die eweneens Indo-Ariese volkstaal van die ongeletterde massas. Bekende Afrikaanse leenwoorde uit Sanskrit sluit Ariër, Asjram, Awatar, Bhagwan, Chakra, Goeroe, Joga, Karma, Mandala, Mantra, Nirwana, Swastika en Tantra in.

# Verwysings


1. Artikel 5, Grondwet van die Republiek van Suid-Afrika
2. (en) "Comparative speaker's strength of scheduled languages -1971, 1981, 1991 and 2001" (https://censusindia.gov.in/Census_Data_2001/Census_Data_Online/Language/Statement5.htm) Census of India, 2001.
3. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Sanskrit" (https://www.ethnologue.com/language/san) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200519125835/https://www.ethnologue.com/language/san) vanaf die oorspronklike op 19 Mei 2020. Besoek op 10 Maart 2020.
4. (en) "The Constitution of India" (https://web.archive.org/web/20140909230437/http://lawmin.nic.in/coi/coiason29july08.pdf) (PDF). Regering van Indië, Departement van Reg en Justisie. 1 Desember 2007 [1950]. Geargiveer vanaf die oorspronklike (http://lawmin.nic.in/coi/coiason29july08.pdf) (PDF) op 9 September 2014.
5. (de) Klaus Mylius (2005). *Sanskrit – Deutsch, Deutsch – Sanskrit, Wörterbuch*. Wiesbaden: Harrassowitz. p. 118.
6. (en) Sir Monier Monier-Williams (2005). *A Sanskrit-English Dictionary: Etymologically and Philologically Arranged with Special Reference to Cognate Indo-European Languages* (https://books.google.com/books?id=zUezTfym7CAC). Motilal Banarsidass. p. 1120. ISBN 978-81-208-3105-6.
7. (en) Woolner, Alfred C. (1986). *Introduction to Prakrit* (https://books.google.co.uk/books?id=IwE16UFBfdEC&pg=PA4). Motilal Banarsidass Publ. pp. 3–4. ISBN 978-81-208-0189-9.


# Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Sanskrit.
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Sanskrit.
- (en) "Sanskrit language" (https://www.britannica.com/topic/Sanskrit-language). Encyclopædia Britannica. Besoek op 10 Maart 2020.
- (af) Gerrit van Wyk Kruger (27 Augustus 2018). "Die ontdekking van Sanskrit" (https://www.litnet.co.za/die-ontdekking-van-sanskrit/). LitNet. Besoek op 10 Maart 2020.

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Indi%C3%AB&action=edit) **Amptelike tale van Indië**

| | | |
|---|---|---|
| **Amptelike tale** | Engels • Hindi |  |
| **Nasionale tale** | Assamees • Bengaals • Bodo • Dogri • Gujarati • Hindi • Kannada • Kasjmiri • Konkani • Maithili • Malayalam • Marathi • Meitei (Manipuri) • Nepalees • Oerdoe • Oriya • Pandjabi • Sanskrit • Santali • Sindhi • Tamil • Telugu | |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php [illegible] id-Afrika&action=edit) **Tale van Suid-Afrika**

Pan-Suid-Afrikaanse Taalraad · Kommissie vir die regte van kulturele, godsdienstige en taalkundige gemeenskappe · Departement van Kuns en Kultuur

| | | | |
|---|---|---|---|
| **Amptelik** | **Wes-Germaans** | | Afrikaans · Engels |
| | **Suidelike Bantoe** | **Sotho-Tswana** | Noord-Sotho *(Sesotho sa Leboa)* · Suid-Sotho *(Sesotho)* · Tswana *(Setswana)* |
| | | **Nguni** | Suid-Ndebele *(isiNdebele)* · Swazi *(siSwati)* · Xhosa *(isiXhosa)* · Zoeloe *(isiZulu)* |
| | | **Tswa-Ronga** | Tsonga *(Xitsonga)* |
| | | **Venda** | Venda *(Tshivenḓa)* |
| **Nie-amptelike tale genoem in die Grondwet van 1996** | **Inheems** | | Bhaca · Khoi · Lala · Lozi · Nama · Nhlangwini · Noord-Ndebele · Phuthi · San · Tuu |
| | **Uitheems** | | Duits · Grieks · Gujarati · Hindi · Maleis (geskiedkundig) · Oerdoe · Portugees · Tamil · Telugu |
| | **Religieus** | | Arabies · Hebreeus · Sanskrit |
| **Ander** | **LGBT-slang** | | Gayle · Ngqumo *(IsiNgqumo)* |
| | **Ander** | | Fanagalo · Nederlands (geskiedkundig) · Oorlams · Pretoria-Sotho · Scamto · Suid-Afrikaanse gebaretaal · Tsotsitaal |
| **Normdata** | GND: 4051642-8 (https://d-nb.info/gnd/4051642-8) · LCCN: sh85117331 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85117331) · NDL: 00560852 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00560852) | | |